KARAVAANPARKVERORDENING, 2012

**Verordening No.3, 2012**

# VERORDENING

**Om voorsiening te maak vir uitleg van karavaanparke in die //Khara Hais munisipaliteit; en vir aangeleenthede wat daarmee in verband staan.**

---

**DAAR WORD BEPAAL** deur die //Khara Hais munisipaliteit, soos volg:-

**Woordomskrywing**

1. In hierdie Verordening, tensy uit die samehang anders blyk, beteken –

"**karavaan**" 'n voertuig wat toegerus is vir die gebruik deur mense vir slaap- en woondoeleindes, hetsy die voetuig 'n sleepwa is, al dan nie, en ook sy trekvoertuig;

"**karavaanpark**" 'n karavaanpark uitgelê of geag uitgelê te wees kragtens artikel 2;

"**munisipale grond**" grond geleë binne die regsgebied van die Munisipaliteit, waarvan die Munisipaliteit die eienaar is of waarvan die beheer, tot die volle uitsluiting van die eienaar, in die Munisipaliteit gevestig is;

"**Munisipaliteit**" die //Khara Hais munisipaliteit;

"**opsigter**" 'n beampte deur die Munisipaliteit as opsigter van 'n karavaanpark ingevolge artikel 3 aangestel; en

"**staanplek**" enige stuk grond wat gereserveer is binne 'n karavaanpark vir –

(i) die parkering van 'n karavaan; of

(ii) die oprig van 'n tent en parkering van die voertuig van sy bewoners.

**Uitleg van karavaanparke**

2. (1) Die Munisipaliteit kan karavaanparke op munisipale grond uitlê, in stand hou en bedryf.

(2) 'n Karavaanpark op munisipale grond geleë, wat reeds deur die Munisipaliteit bedryf word wanneer hierdie Verordening in werking tree, word, vir alle doeleindes, geag ooreenkomstig subartikel (1) uitgelê te wees.

(3) Die Munisipaliteit verdeel 'n karavaanpark in staanplekke en voorsien die noodsaaklike ablusie- en ander geriewe wat deur besoekers benodig mag word.

**Aanstelling van opsigter en ander beamptes**

3. (1) Die Munisipaliteit stel 'n opsigter en sodanige ander beamptes aan as wat nodig mag wees vir die bedryf van elke karavaanpark.

(2) Die opsigter ingevolge subartikel (1) vir 'n karavaanpark aangestel, is verantwoordelik –

(a) vir invordering van die gelde van tyd tot tyd deur die Munisipaliteit bepaal vir gebruik van die karavaanpark en sy geriewe;

(b) vir onderhoud van die ablusie- en ander geriewe van die karavaanpark;

(c) daarvoor om plekbesprekings te doen vir besoekers wat begerig is om voorafbesprekings te doen;

(d) vir toewysing van staanplekke aan besoekers; en

(e) vir enige ander aangeleentheid wat op die alledaagse bedryf van die karavaanpark betrekking het.

**Tariewe**

4. Die gelde betaalbaar vir die gebruik van die karavaanpark word deur die Munisipaliteit bepaal. Sodanige gelde is aan die opsigter vooruitbetaalbaar en 'n kwitansie daarvoor word deur hom of haar uitgereik.

**Toestemming om langer as 30 dae te bly**

5. Iemand wat vir 'n langer tydperk as 30 dae in die karavaanpark wil bly, moet skriftelik aansoek vir goedkeuring by die Munisipaliteit doen.

**Reëls wat deur gebruikers van karavaanparke nagekom moet word**

6. (1) Niemand mag –

(i) 'n karavaan parkeer of 'n tent opslaan op 'n ander plek as op die staanplek aan hom of haar deur die opsigter toegewys nie;

(ii) 'n draadheining of enige ander heining in of rondom die karavaanpark beskadig of oor of deur sodanige heining klim nie;

(iii) 'n vuur in 'n karavaanpark aansteek, behalwe in die vuurmaakplekke wat vir die doeleindes voorsien word nie;

(iv) enige steurnis, oorlas, belemmering of hindernis veroorsaak wat aanstoot aan enige ander persoon in die karavaanpark kan gee nie;

(v) 'n troeteldier of ander dier in 'n karavaanpark aanhou nie, met uitsondering van 'n hond, en dan slegs op voorwaarde dat die hond te alle tye aan 'n leiband gehou word;

(vi) enige kledingstuk elders was of uithang om droog te word as op die plek wat daarvoor voorsien is nie;

(vii) met vullis wegdoen op enige ander plek in 'n karavaanpark as in die vullisdromme wat vir hierdie doeleindes voorsien is nie;

(viii) natuurlike voorwerp, enige flora, fauna, nes, voorwerp van historiese-, argeologiese- of wetenskaplike belang of enige eiendom van die Munisipaliteit binne die grense van die karavaanpark verwyder, beskadig, ontsier of vernietig nie.

(2) Iemand wat die bepalings van subartikel (1) oortree of versuim om daaraan te voldoen, kan –

(a) deur die opsigter gelas word om summier die karavaanpark te verlaat; en

(b) deur die Munisipaliteit vir 'n bepaalde tydperk, of in geval van ernstige of volgehoue oortreding, permanent verbied word om die karavaanpark binne te gaan en sy geriewe te gebruik.

**Kort titel**

7. Hierdie Verordening heet die Karavaanparkverordening, 2012.